77

# PSALM 77



In my nood roep ek die He - re,



on - ver - moeid so-ve - le ke - re.



Sme - kend om sy hulp bid ek,



hou ek han- de uit - ge-strek.

77

1(b)



Snags dink ek aan God, ver - sla - e;



al my na-dink bring meer vra - e



en daar is vir my geen troos.



Hy laat bly my sla - pe - loos.

2.

Peinsend *moet ek nou die* hede
afweeg *teen die ver ver*lede.
Waarom *dan*, *vra ek my* af,
handel *God met my so* straf?
Bly ek *altyddeur ver*stote,
van sy *gunste uitge*slote?
Sy ont*ferming en sy* trou,
het dit *dan nou opge*hou?

3.
Wat bly oor van vroeër tye?
Waar is nou sy medelye?
Sy beloftes, staan dit nog?
Hoor my, God, en antwoord tog.
Wat my nog die meeste smart gee,
is dat Hy nou anders optree.
Peinsend dink ek aan die Heer
van die dae van weleer.

4.

Toon U *my nooit weer ge*nade?
Waar is *nou u wonder*dade?
Ek wil *nadink oor u* werk.
Heilig *is dit, God, en* sterk.
God is *groot, met geen ge*lyke;
al sy *werk gee daarvan* blyke,
ook hoe *Hy ons voorge*slag
vryge*maak het deur sy* krag.

5.
Waters het voor U gebeef, Heer,
en die aarde in u onweer.
U het deur die see gegaan,
deur die vloed u weg gebaan.
Niemand het u spoor gewaar nie.
Israel is nie laat vaar nie,
U het hulle uitgelei
en u kudde is bevry.